562

# Aan U, o God, my dankgesange

Aan U, o God, my dank - ge - san - ge -
U wil ek in my aand-lied prys!
Al kwyn die son - lig teen die han - ge,
u lig, my Lig, sal ho - ër rys.

1 1b 2 3 4

X Lied :

U het my met u guns ver - sa - dig

en as 'n va - der my be - skerm;

met se - ë - nin - ge, so mild - da - dig,

U dag en nag oor my ont - ferm.

2

By U laat ek met stil vertroue
al my bekommernis vannag;
u Gees sal my in dié vertroue
ook voortlei in die nuwe dag!
U self stel aan die Bose perke;
U het ons vir u diens bevry.
Laat doen ons, Heer, die goeie werke
deur Jesus vir ons voorberei.

3

Dank, Vader, dank vir u genade -
dis onverdiende guns alleen!
Beoordeel U na reg my dade,
waar sal ek skuil, waar vlug ek heen?
Maar nee, ek mag, ek wil nie vrees nie,
U spreek my vry om Jesus bloed;
ek sal nie meer bekommerd wees nie -
in Hom is rus vir my gemoed.

562

4

Ek weet aan wie'k my toevertrou het,
al wissel dan ook dag en nag;
ek ken die Rots op wie'k gebou het,
van wie ek al my heil verwag.
Eens aan die einde van my lewe
sal ek, van dood en sonde vry,
vir al u seën en goedheid, Here,
U nuut my dank- en loflied wy.